WIKIPEDIA

# Kerkslawies

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Kerkslawies** of **Nuwe Kerkslawies** is die konserwatiewe liturgiese taal van die Slawies-Ortodokse kerke in Bulgarye, Pole, Tsjeggië, Slowakye, Rusland, Serwië, Montenegro, Bosnië en Herzegowina, Noord-Masedonië en Oekraïne. Dit verskyn ook soms in die dienste van die Ortodokse Kerk in Amerika en is tot die laat 17de en vroeë 18de eeu in die Roemeense Ortodokse kerke gebruik,[1] sowel as in die vroeë Middeleeue deur die Rooms-Katolieke Kroate. Dit word ook deur sommige kerke gebruik wat hulself nie as Ortodoks beskou nie, maar wat in gemeenskap met die Ortodokse Kerk is, soos die Masedoniese en die Montenegrynse Ortodokse Kerk en die Russiese Ware Ortodokse Kerk.

Die taal het teen die vroeë 12de eeu uit Ou Kerkslawies gevloei toe individuele Slawiese tale begin ontstaan het en die liturgiese taal se uitspraak, grammatika, woordeskat en ortografie by die plaaslike gesproke taal aangepas is. So het verskillende plaaslike hersiene weergawes die lig gesien.

Kerkslawies is aanvanklik ook in die Glagolitiese alfabet geskryf, maar deesdae word net die Cyrilliese alfabet gebruik. Dit was ook tot in die 18de eeu ’n skryftaal in Rusland. Die eerste Kerkslawiese boek wat verskyn het, was die *Missale Romanum Glagolitice* (1483) in Glagolities. Dit is in 1491 gevolg deur vyf Cyrilliese liturgiese boeke. Moderne Russies bevat nog steeds baie Kerkslawiese elemente.

| **Kerkslawies**<br>**Црькъвьнословѣньскъ ѩꙁыкъ** | |
|---|---|
| Gepraat in: | *geen* |
| Gebied: | Oos-Europa |
| Totale sprekers: | *uitgesterf* |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Slawies<br>Suid-Slawies<br>Suidoos-Slawies<br>**Kerkslawies** |
| Skrifstelsel: | Glagolitiese alfabet, Cyrilliese alfabet |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | *geen* |
| Gereguleer deur: | *geen* |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | `cu` |
| ISO 639-2: | `chu` |
| ISO 639-3: | `chu (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=chu)` |

**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

## Inhoud

# Hersienings

Verskeie Kerkslawiese hersienings is in die Middeleeue as ’n liturgiese en letterkundetaal in alle Ortodokse lande noord van die Middellandse See gebruik, selfs in gebiede waar die plaaslike bevolking nie Slawies was nie (veral in Roemenië). In onlangse eeue is Kerkslawies in nie-Slawiese lande geheel en al deur plaaslike tale vervang. Selfs in sommige Slawies-Ortodokse lande word die moderne taal deesdae in ’n meerdere of mindere mate vir liturgiese doeleindes aangewend. In die Russies-Ortodokse Kerk, wat sowat die helfte van alle Ortodokse gelowiges insluit, word Kerkslawies feitlik uitsluitlik gebruik.[2] Daar is egter gemeentes wat ander tale gebruik:[3][4]

- Volgens die besluit van die Alrussiese Kerkraad van 1917–1918 kan dienste in individuele gemeentes in Russies en Oekraïens gehou word as dit deur kerkowerhede goedgekeur is;
- "Etniese" gemeentes in Rusland gebruik (gedeeltelik of volledig) hul eie taal: Tsjoewasjies, Mordwiens, Mari, Tataars, Sacha (Jakoeties), ens.;
- Outonome afdelings van die Russies-Ortodokse Kerk gebruik vertalings in die taal van die plaaslike gemeenskap: Oekraïens, Belarussies, Roemeens, Japannees en Chinees;
- Gemeentes in die diaspora, insluitende dié in die Russies-Ortodokse Kerk Buite Rusland, gebruik dikwels plaaslike tale: Engels, Frans, Spaans, Duits, ens.

Kerkslawies (of Nuwe Kerkslawies, ’n naam wat deur F.V. Mareš voorgestel is) is eintlik ’n kombinasie van minstens vier verskillende dialekte (hersienings), met verskille tussen hulle in woordeboeke, spelling, fonetika, ens. Die mees algemene hersiening, die Russiese een, het op sy beurt verskeie plaaslike subdialekte met effens verskillende uitsprake.

’n Voorbeeld van die rekenaartipografie van Russiese Kerkslawies.

## Russiese (Sinodale) hersiening

Die Russiese hersiening van Kerkslawies is sedert die tweede helfte van die 17de eeu die boektaal. Gewoonlik word die tradisionele Cyrilliese skrif gebruik, maar sekere tekste (veral gebede) kan in moderne alfabette gedruk word met spellings wat aangepas is by die reëls van die plaaslike taal (bv. Russiese/Bulgaarse Cyrillies of Hongaarse/Poolse Latyn).

Voor die 18de eeu is Kerkslawies algemeen as ’n letterkundetaal in Rusland gebruik. Hoewel dit nooit per se buite kerkdienste gepraat is nie, was priesters, digters en opgevoedes geneig om Kerkslawiese uitdrukkings in hul spreektaal te gebruik. Tydens die 17de en 18de eeu is Kerkslawies geleidelik buite die kerk deur Russies vervang en is dit net in die kerk gebruik. Hoewel Lomonosof in die 1760's nog gemeen het Kerkslawies is die sogenaamde "verhewe styl" van Russies, het dié siening in die 19de eeu afgeneem. Elemente van Kerkslawies het waarskynlik langer behoue gebly in die spraak van Ougelowiges ná die skeuring in die laat 17de eeu in die Russies-Ortodokse Kerk.

Russies het baie leenwoorde uit Kerkslawies. Hoewel albei Slawiese tale is, het sommige vroeë Slawiese klankkombinasies verskillend in dié twee takke ontwikkel. Daarom is leenwoorde in Russies soortgelyk aan tipies Russiese woorde, maar met Suid-Slawiese variasies, bv. (die eerste woord in elke paar is Russies en die

tweede woord Kerkslawies): золото/злато (*zoloto/zlato*), город/град (*gorod/grad*), горячий/горящий (*gorjatsji/gorjasjtsji*), рожать/рождать (*rozjat/ rozjdat*). Sedert die Russiese Romantiese tydperk en die werk van groot Russiese skrywers (van Gogol tot Tsjechof, Tolstoi en Dostojefski) het die verhouding tussen woorde in sulke pare tradisioneel geword. Die twee woorde is dikwels sinonieme van mekaar; die een is argaïes en hoogdrawend, terwyl die ander in algemene spreektaal voorkom.

### Russiese standaardweergawe

In Russies word Kerkslawies op dieselfde manier as Russies uitgespreek, met ’n paar uitsonderings:

- In Kerkslawies kom *okanje* en *jekanje* voor; dit is die afwesigheid van vokaalreduksie in onbeklemtoonde lettergrepe. ’n О en е in onbeklemtoonde posisies word altyd onderskeidelik [o] en [ʲɛ] uitgespreek (soos in Noord-Russiese dialekte), terwyl hulle in Russies ander uitsprake het as wanneer hulle beklemtoon is.
- Finale konsonante moet nooit stemloos uitgespreek word nie, hoewel dit in die praktyk dikwels gebeur.
- Die letter е word nooit as ё [jo]~[ʲo] uitgespreek nie. (Die letter ё bestaan nie in Kerkslawies nie). Dit kan gesien word in Russiese leenwoorde uit Kerkslawies (in die volgende pare is die eerste woord se oorsprong Kerkslawies en die tweede een is suiwer Russies: небо/нёбо (*njebo/njobo*), надежда/надёжный (*nadjezjda/nadjozjni*).
- Die letter г kan tradisioneel gelees word as die stemhebbende frikatiewe velaar [ɣ] (nes in Suid-Russiese dialekte); die plofklank [g] (soos in Standaardrussies) is egter ook sedert die 20ste eeu moontlik en wettig. Wanneer dit stemloos word, word dit [x]; dit het tot gevolg gehad dat die woord vir God, Бог (*Bog*), as [box] uitgespreek word.
- Die uitgange van byvoeglike naamwoorde -аго/-его/-ого/-яго word uitgespreek nes hulle gespel word ([ago], [ʲego], [ogo], [ʲago]), terwyl die Russiese -его/-ого uitgespreek word met [v] in plaas van [g] (en met die reduksie van onbeklemtoonde klinkers).

### Ander weergawes

#### Serwies

In Serwië word Kerkslawies oor die algemeen soos in Russies uitgespreek. Die Middeleeuse Serwiese hersiening is sedert die vroeë 18de eeu geleidelik deur die Russiese een vervang. Die rede dat letters anders uitgespreek word, is omdat sekere Russiese klanke in Serwies ontbreek (soos ы en щ) en palatalisasie in sommige gevalle onmoontlik is (ть word byvoorbeeld as т uitgespreek).

#### Oekraïens/Roeteens

Die grootste verskil tussen die Russiese en die (Wes-)Oekraïense weergawe lê in die uitspraak van die letter jat (ѣ). Die Russiese uitspraak is dieselfde as dié van е [je]~[ʲe], terwyl dit in Oekraïens dieselfde is as и [i]. Ander verskille weerspieël die verskille tussen die palatalisasiereëls van die twee tale (ч is byvoorbeeld altyd "sag", of gepalataliseer, in Russiese uitspraak en "hard", of ongepalataliseer, in Oekraïens) en uitspraakverskille van г en щ, ens.

## Ou Moskouse hersiening

Die Ou Moskouse hersiening word deur Ougelowiges gebruik. Die alfabet is dieselfde as die een van die Sinodale hersiening, maar daar is verskille in spelling omdat die Ou Moskouse hersiening in die algemeen ’n ouer ortografie en grammatika weergee (van voor die 1650's).

### Kroatiese hersiening

Dit is in beperkte gebruik onder Kroatiese Katolieke. Tekste word in die Kroatiese Latynse alfabet gedruk (met die byvoeging van die letter ě vir jat) of in die Glagolitiese skrif.

### Tsjeggiese hersiening

Dit is in baie beperkte gebruik onder Tsjeggiese Katolieke. Dit is gerestoureer (eintlik ontwikkel) deur prof. Vojtěch Tkadlčík.

## Grammatika en styl

Hoewel die verskillende hersienings plek-plek verskil, toon almal die neiging om die oorspronklike Ou Kerkslawies by die plaaslike Slawiese streektaal aan te pas. Verbuigings volg die antieke patroon, met 'n paar vereenvoudigings. Al ses die oorspronklike werkwoordtye, sewe naamvalle en drie getalle (*numeri*) word net so in geskrifte gebruik, maar in nuwe tekste word probeer om argaïese konstruksies te vermy – skrywers verkies variante wat nader aan die moderne Russiese sintaks is en beter deur Slawiërs verstaan word.

In die Russiese hersienings word die *jers* (ъ en ь) nog gebruik en stem dit min of meer met die gebruik in Russies ooreen, hoewel die ъ aan die einde van woorde nog in Kerkslawies geskryf word. Die joese word dikwels vervang of verander in ooreenstemming met die 16de- en 17de-eeuse Russiese patroon. Die jat word steeds gebruik, met groter aandag aan die antieke etimologie as wat in die 19de-eeuse Russies die geval was. Die letters ksi, psi, omega, ot en izjitsa word behou, sowel as die gebruik van letters vir syferwaardes, die gebruik van beklemtoningsaksente en die afkortings, of *titla*, vir heilige name.

Die woordeskat en sintaks word gewoonlik effens gemoderniseer om dit meer verstaanbaar te maak. Van die antieke voornaamwoorde is veral uit geskrifte gehaal (soos етеръ /jeter/, "'n sekere (persoon, ens.)" → нѣкій in die Russiese hersiening). In baie, maar nie alle, gevalle is die onvoltooide verlede tyd vervang met die voltooide verlede tyd.

Verskeie ander moderniserings van klassieke uitdrukkings het van tyd tot tyd plaasgevind. Die begin van die Evangelie volgens Johannes, volgens tradisie die eerste woorde wat sints Cyrillus en Methodius neergepen het, искони бѣаше слово ("In die begin was die Woord daar") is verander na искони бѣ слово in die Ostrogbybel (Острожская Библия, *Ostrozjskaja Biblija*) van Iwan Fjodorof (1580/'81) en na въ началѣ бѣ слово in die Elisabethaanse Bybel (Елизаветинская Библия, *Jelizawetinskaja Biblija*) van 1751 wat steeds in die Russies-Ortodokse Kerk gebruik word.

## Sien ook

- Ou Kerkslawies

## Verwysings


1. Petre P. Panaitescu, Studii de istorie economică și socială (http://www.bjmures.ro/bdPublicatii/CarteStudenti/P/Panaitescu-Interpretari.pdf)
2. Brian P. Bennett, *Religion and Language in Post-Soviet Russia (http://www.taylorandfrancis.com/books/details/9780415780636/)* (New York: Routledge, 2011).
3. (ru) Vader Fjodor Ljoedogofski en diaken Maksim Pljakin, *Liturgiese tale van Slawiese plaaslike kerke: die huidige situasie (http://www.mineya.ru/articles/87-liturgy-languages.html)*, 2009

4. (ru) Vader Fjodor Ljoedogofski en diaken Maksim Pljakin, *Liturgiese tale in Slawia Ortodoksa (http://ustav.livejournal.com/600024.html)*, 2009

# Eksterne skakels

- Ortodokse liturgiese tekste in Kerkslawies (http://www.orthlib.info/)
- Probleme met rekenaarinwerkingstelling (http://irmologion.ru/) (ru)
- Virtuele toetsbord, Kerkslawies (http://ponomar.net/cu_vkeyb.html)
- 
- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Kerkslawies.
- Hierdie artikel is vertaal uit die Engelse Wikipedia

**Indo-Europese tale: Satem-tale: *Slawiese tale***

**Wes-Slawiese tale:**

Kasjoebies | Polabies (†) | Pools | Slowaaks | Silesies | Sorbies (Neder-Sorbies, Opper-Sorbies) | Rusyn (Rusnak) | Tsjeggies

**Oos-Slawiese tale:**

Oud-Oos-Slawies (†) | Oekraïens | Russies | Rusyn (Roeteens) | Wit-Russies

**Suid-Slawiese tale:**

Bulgaars | Masedonies | Sloweens | Serwo-Kroaties (Bosnies, Kroaties, Montenegryns, Serwies)

**Kunsmatige tale:**

Protoslawies | Kerkslawies (Ou Kerkslawies †)

| | |
|---|---|
| **Normdata** | GND: 4132167-4 (https://d-nb.info/gnd/4132167-4) |